# Eng'le uit die hoogste hemel

370



Eng' - le uit die hoog - ste he - mel



sing ter e - re van 'n Kind,



van 'n nu - we tyd wat aan - breek



waar - in al - mal vre - de vind.

*Refrein*



Sing ho -san - na! Sing ho- san - na!



Prys Hom, Je - sus, Seun van God!

2

Waar die wagters waak oor skape
hoor hul engele wat sing.
Oor die velde klink die lofsang
aan 'n Kind wat vrede bring.
Sing hosanna! Sing hosanna!
Prys Hom, Jesus, Seun van God!

3

Sterrekykers uit die ooste
bring geskenke tot sy eer.
Hy's die nuutgebore Koning -
Hierdie Kindjie is die Heer.
Sing hosanna! Sing hosanna!
Prys Hom, Jesus, Seun van God!

4

Jare later loop daar kinders
voor Hom in Jerusalem,
en besing Hom as die Koning
juigend met 'n blye stem:
Sing hosanna! Sing hosanna!
Prys Hom, Jesus, Seun van God!

5

Aan die kruis sterf ons Verlosser
en oorwin die sondedood.
Hy is nou vir ewig Koning,
Jesus, Redder uit ons nood.
Sing hosanna! Sing hosanna!
Prys Hom, Jesus, Seun van God!